SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 23 Maart 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

SARL AJV

SARL KOMPETISIES

OAKDALE ARK OPEDAG

INTEGNET 2003 VAN 30 MAART SAL JOU INSETTE BENODIG

ANTIEKERADIOVERENIGING

SA AMSAT HOU AMSATKON2003 OP 10 MEI

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Klubs en individue word uitgenooi om nuus aangaande amateurradio slegs aan news@sarl.org.za, in te stuur nie later as die Donderdag wat die bulletin vooraf gaan. Items wat later ontvang word sal waarskynlik moet oorstaan tot die volgende week. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

STIL SLEUTEL

Ons stel al sy amateurradiovriende in kennis dat Vernon Rheeder- Kleist, ZS1UW, skielik op 14 Maart 2003 na 'n hartaanval oorlede is.

Vernon was in die Wes-Kaap welbekend as 'n uitstekende vervaardiger van amateurradiotoerusting en was altyd bereid om sy mede-amateurs met raad te bedien, vernaamlik ten opsigte van die bronne van komponente sowel as diensleweraars vir die stokperdjie.

Ons sal almal sy vriendelike stem en goeie maniere op die 2 meter herhalers mis.

Dit was nie aan almal bekend dat hy in die vroeër jare, toe die SARL HK nog in die Kaap was, vir twee en 'n half jaar op die Raad van die SARL gedien het nie.

Aan sy vrou, Petra, sy familie en vriende rig ons gedagtes van meegevoel.

POUSE

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

SARL AJV

Die SARL AJV word op Saterdag 29 Maart 2003 in die Ontspanningssaal te Lugmagbasis Bloemspuit (LMB), net buite Bloemfontein, gehou. Indien u gaan bywoon en per vliegtuig gaan arriveer, laat asb die Bloemfontein Radioamateurklub van u aankomstyd en vlugnommer weet.

Op Vrydagaand 28 Maart word 'n kenmekaar vanaf 18:00 tot 21:00 SAT by die saal gehou en 'n kontantkroeg sal beskikbaar wees.

Saterdagoggend word die SARL AJV gehou by dieselfde plek. Koffie, tee, sap en verversings sal teen R10-00 per persoon tydens die AJV beskikbaar wees.

'n AJV-foto sal geneem word wat die middag beskikbaar sal wees.
Fotos sal ook tydens die dinee geneem word en sal vroeg in April beskikbaar wees.

Na afloop van die AJV het die Bloemfontein RAK 'n vlooimark/kattebakverkoping beplan asook 'n aantal lesings. Almal is welkom om items saam te bring vir die vlooimark. ICOM- Multisource en Sam Ford is uitgenooi om stalletjies in die sysaal van die Ontspanningssaal op te rig.

Belangegroepe is ook welkom om die Bloemfontein RAK te kontak as hulle tydens die middag 'n vergadering wil hou, bv die BHF/UHF Belangstellingsgroep.

Middagete in die vorm van boereworsrolle en sosaties sal teen 'n nominale bedrag beskikbaar wees.

Die SARL Dinee sal ook in die Ontspanningssaal plaasvind en die Offisiersmenasie van die LMB Bloemspruit hanteer die spyseniering.
Daar sal 'n kontantkroeg wees en die drag is "smart casual". Die koste betrokke is R70-00 per persoon vir die dinee; die sluitingsdatum vir besprekings vir die dinee is 08:30 op Dinsdag 25 Maart. LW: Geen laat besprekings kan aanvaar word nie.

'n Damesprogram word voorgestel vir die dames wat nie die AJV wil bywoon nie.
'n Besoek aan Oliewenhoutkunsmuseum, die Mimosa Mall en die Loch Logan waterfront en moontlik die laaste dag van die Bloemskou word voorgestel.

Vir behuising in Bloemfontein kan lede, tydens kantoorure asseblief, Mev Veronica Marais (nie Otto soos voorheen berig nie), kontak by 082 890 0677. Vir die met karavane kan Maselspoort by 051 441 7848 of Reyneckepark by 051 523 3888 gekontak word. Beide hierdie plekke het ook chalets. 'n Inligtingstuk is reeds per e- pos aan klubs gestuur en is ook op die SARL webwerf by www.sarl.org.za beskikbaar.

SARL KOMPETISIES

Gedurende April vind twee SARL kompetisies plaas. Op Donderdag 3 April word die eerste SARL 80 meter ESB QSO-geselligheid gehou tussen 19:00 en 22:00 SAT op die bandgedeelte 3,600 tot 3,650 MHz.

Vanaf 14:00 tot 16:00 SAT op Sondag 13 April vind die jaarlikse SARL Hamnet 40 meter Gesimuleerde NoodKompetisie plaas. Die reëls vir beide hierdie kompetisies asook die algemene reëls is beskikbaar op die SARL webwerf by www.sarl.org.za

OAKDALE ARK OPEDAG

Die Oakdale ARK sal op Saterdag 29 Maart 'n opedag hou by die Oakedaleklub, Bloemhofweg, Bellville. Alle radioamateurs sowel as hulle gades en vriende word hartlik uitgenooi.

Hierdie geleentheid is een van 'n reeks soortgelyke aktiwiteite wat georganiseer word met die doel om die indiwiduele amateur aan te moedig om betrokke te word by sy plaaslike klub en ook om interklub verhoudings in die Wes-Kaap te bevorder.

Kroegfasiliteite sal beskikbaar wees, asook 'n verskeidenheid heerlike middagetes vanuit die klub se kombuis. Braaivleisvure sal ook beskikbaar wees. Vlooimarkfasiliteite sal beskikbaar gestel word, met tafels beskikbaar op 'n "eerste kom, eerste maal" basis.

INTEGNET 2003 VAN 30 MAART SAL JOU INSETTE BENODIG

Die SARL Integnet 2003 wat op 30 Maart gaan plaasvind, lyk heel verskillend en sal heelwat insette van die luisteraars benodig.
Die onderwerp vir bespreking sal gaan oor wat radioamateurs kan doen om aktiwiteit op die lug te bevorder. Dit sal nie 'n vraag wees van wat hulle, SARL, SAATI, AMSAT of die klubs moet doen nie maar: "Wat kan ek as gelisensieerde radioamateur doen om my stokperdjie te bevorder en te ontwikkel?"

Sluit aan by die bespreking wat om 20:00 begin op 'n herhaler naby jou of op 3718 kHz. Klubs wat hulle herhaler wil koppel moet die besonderhede van die telefoonnommer wat gekoppel moet word deur die Telkom Telekonferensiesentrum, die frekwensie van die herhaler en die dekkingsgebied aan armi@sarl.org.za stuur.

ANTIEKERADIOVERENIGING

Gedurende April 2000 het 'n aantal gebruikers van Collins amateurradios "Die Collins-belangegroep" gestig. Hierdie groep ontmoet elke Saterdag om 09:00 op 7,070 MHz om tegniese inligting en onderdele uit te ruil en sommer net om die stelle 'n bietjie lug te gee. Die netbeheerder is Bushy ZS6YQ, wat een van die stigterslede is. Oog tot oog kontakte neem ook dikwels plaas.

As gevolg van die feit dat baie stelle na die VSA en Japan uitgevoer is, het die groep nie veel groei getoon nie. Die komitee het dus besluit om alle "golden

oldies" soos Drake, Swan, Hallicrafter, National, Heathkit ens wat nog , ongeag van modus, nog lampe gebruik, in te sluit.

Sou jy by hierdie net wil aansluit, breek asseblief in en sluit as 'n lid aan. Daar is geen fooi betaalbaar nie.

SA AMSAT HOU AMSATKON2003 OP 10 MEI

SA AMSAT gaan 'n amateursatelietkonferensie in Gauteng hou op 10 Mei. Wat vroeër 'n jaarlikse instelling was sal heringestel word om belangstelling in amateursatelliete te stimuleer en om nuwelinge te help om meer te leer van hierdie fassinerende deel van Amateurradio. Bekend as AMSATCON2003 (Amateursatelietkonferensie 2003) sal die konferensie iets vir die belangstelling van elke radioamateur bied. 'n Vergadering om SA AMSAT vorentoe te neem sal die konferensie in die laatmiddag volg.
Daar word tans om borgskap onderhandel sodat die registrasiefooi so laag as moontlik gehou kan word.

Voordragte word ingewag. Stuur asb 'n kort opsomming aan hans@intekom.co.za teen 30 Maart. 'n Volledige program en registrasievorms sal vroeg in April beskikbaar wees.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE TYDENS KRIEKETWêRELDBEKER-TOERNOOI

Onthou om 'n poging aan te wend om kontak te maak met ZS03CWC, die spesiale geleentheidstasie wat tot vandag, 23 Maart op alle bande deur die Oakdaleklub bedryf word.

ZS-stasies kan QSL's stuur aan ZS03CWC, Posbus 2132, BELLVILLE, 7535, en DX-stasies kan dit stuur aan ZS1AU by QRZ.COM. Sluit asb 'n gefrankeerde koevert met u eie adres in vir 'n spesiale QSL- kaart wat na die 23ste Maart beskikbaar sal wees.

VERANDERINGS IN FREKWENSIE EN TYD VAN ARMI-UITSENDINGS

Net 'n herinnering daaraan dat vanaf 30 Maart die uitsending van Amateur Radio Mirror International om 10:00 SAT op 17815 kHz en 9750 kHz sal geskied in plaas van 21560 kHz. Vanaf 31 Maart sal die heruitsending op Maandagaande om 21:00, di een uur later as tans, plaasvind maar die frekwensie sal onveranderd 3215 kHz bly.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN en gelees deur ………… vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het.
Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX